SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 14 APRIL 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

SARL DINEE

AKTIWITEITE RONDOM AJV

VOLGENDE INTEGNET

PAKKET 'DX CLUSTER' IN WES-KAAP

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur voor 18:00 op Donderdae. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

ALGEMENE JAARVERGADERING Die SARL se AJV vind plaas eerskomende Saterdag die 20e April by die Nasionale Amateurradiosentrum. Lede wat die Saterdagaand-dinee wil bywoon, word dringend daaraan herinner om te bespreek, aangesien more (Maandag) die laaste dag vir bespreking is. Bel, faks of stuur 'n e-pos aan Marlette by die Nasionale Amateurradiosentrum. Die kontakbesonderhede verskyn op bladsy een van Radio ZS.

WES-RAND FUNKSIE

Samevallend met die AJV hou die Wes-Rand amateurradioklub 'n sosiale funksie op Vrydag 19 April om 19:00 by hulle klubhuis te Krotonweg, Wetervredenpark in Roodepoort . Die doel met die geleentheid is die saambring van al die afgevaardiges and belangstellendes na die SARL se AJV. Daar sal eet- en drinkgoed beskikbaar wees teen 'n nominale koste. Bespreek asb u plek aangesien dit die organiseerders sal help met hulle beplanning. Kontaknommers is soos volg : 011 726 6807 in kantoorure en 011 7266892 na ure. Bill en Petra staan gereed om u van hulp te wees.

## WES-RAND VLOOIMARK NET NA AJV

Op Saterdag die 20ste April hou die Wes-Rand amateurradioklub 'n vlooimark by hulle klubhuis te Krotonlaan, Weltevredenpark. Die hekke open om 13:00. Hulle vra dat besoekers nie te vroeg opdaag nie aangesien dit lei tot 'n opeenhoping by die hekke. Uitstallers word gevra om hulle plekke te bespreek by die volgende nommers: Bill 011 726 6807 gedurende kantoorure. 'n Geringe bedraggie word gehef vir uitstallers.

## QSL-KAARTE BESKIKBAAR BY AJV

Die raad van die SARL het besluit om gesorteerde QSL-kaarte beskikbaar te stel by die AJV. SARL-lede kan hulle kaarte daar afhaal. Die raad het verder besluit om eenmalig QSL-kaarte wat aan nie-lede gestuur is ook beskikbaar te stel. Nie-lede sal 'n nominale bedrag moet betaal vir hierdie kaarte - lede kan nie hierdie diens aan nie-lede subsidieer nie.

## APRIL SARL-INTEGNET 2002 FOKUS OP STADIGE AFTAS TV

Ter viering van wêreld-amateurradiodag wat jaarliks die stigting van die IARU in 1925 in Parys herdenk, sal die April SARL-integnet fokus op stadige aftas TV. Die tema vir wêreld-amateurradiodag is 'amateurradio - voortgaande innovasie in kommunikasietegnologie'.

SATV is een van die tegnologieë wat geweldige voortuigang beleef het en steeds groot belangstelling wek. Die gasspreker sal Gerald Klatzko ZS6BTD wees. Gerald het saam met Jeremy Royle G3NOX en Martin Emmerson G3OQD, in die vroeë tagtigs, kleur-SATV verder ontwikkel. Die Martin modus in SATV is na Martin Emmerson vernoem.

Gerald sal die luisteraars met die geskiedenis en ontwikkeling van SATV op datum bring en hulle oor bestaade stelsels inlig.. Wat eers 'n stelsel was wat 'n swaar belegging in toerusting vereis het, is tans 'n goedkoop en effektiewe programmatuurgegronde toegang. Ingegnet 2002 sal Sondag 21 April om 20:00 SAT op 'n herhaler naby jou op die lug wees. Herleidings kan ook op 3215 kHz gehoor word, terwyl 3718 kHz 'n interaktiewe HF sal wees. Die SARL integnet word geborg deur Telkom en Sentech.

## PAKKET "DX CLUSTER" IN KAAPSTAD-OMGEWING

Lede van die Boland Amateurradioklub het 'n pakket DX Cluster in die Kaapstad-omgewing opgerig, op 'n frekwensie van 144.675 MHz. Die roepsein is ZS0BAK en die QTH is teen Plattekloofheuwel. Die Cluster is permanent verbind aan 'n wêreldwye clusternetwerk via die Internet, en verskaf intydse data soos DX-aktiwiteit, WWV-data, QSL bestuurderinformasie, DX roepseindata en IOTA-informasie. Dit verskaf ook 'n beperkte BBS-diens asook 'n netwerkwye boodskap-diens.
Dit word ondersteun deur DxNet cluster-sagteware, AGW Packet Engine sagteware en 'n Baycom seriemodem, en die RF-skakel word ondersteun deur 'n Yaesu FT224 asook 'n gevoude dipool, uitsetdrywing is 10W.

Amateurs in die Kaapstad omgewing word aangemoedig om te konnekteer aan ZS0BAK, met normale pakketsagteware soos TPK en WinPack.

'n Uitgebreide hulpfasiliteit is beskikbaar op die cluster, maar 'n handleiding kan bekom word vanaf http://www.dxnet.free.fr webwerf.
Let daarop dat die cluster binnekort kan QSY na 144.550MHz, sodat die bestaande pakketverkeer na/van ZS0STB BBS nie ontwrig word nie.

SARL-BULLETINS OP SARL-WEBWERF

Die SARL-webmeester, Richard Seddon ZS2CLI, het die SARL-webwerf aangepas sodat beide die Afrikaanse en Engelse bulletins oor dieselfde periode op die SARL-webwerf verskyn. Die bulletins op die webwerf strek tans van 2 September 2001 tot die van verlede Sondag
en sal voortdurend bygewerk word. Besoek die SARL-webwerf en kyk in die ledeafdeling onder "NEWS" vir die bulletins en bly op hoogte van sake indien jy 'n bulletin misgeloop het. Dankie aan die webmeester vir hierdie nuwe reëling.

VOLGENDE RAE in MEI 2002

Die volgende RAE vind plaal op 23 Mei 2002. Voornemende kandidate word daaraan herrinner dat die sluitingsdatum vir inskrywings vir die Mei RAE is 16 April 2002. GEEN laat inskrywing sal aanvaar word nie. Inskrywings wat na 16 April ontvang word sal outomaties oorstaan tot die RAE in Oktober 2002.

Inskrywingsvorms is beskikbaar op die SARl webwerf by www.sarl.org.za

Klubs wat klasse aanbied vir die komende RAE moet ook as 'n eksamensentrum by die hoof-eksamenbeampte registreer. Om te registreer as eksamensentrum moet die volgende inligting per e-pos aan die eksamenbeampte by rassie@ctech.ac.za gestuur word: Naam, van en telefoonnommer van die toesighouer en assistent toesighouer. Adres waar die vraestelle per kourier afgelewer kan word. Die fisiese adres van die eksamensentrum.

Dit is 'n OKOSA vereiste dat slegs lede van die SARL as toesighouers mag optree.

Tot op datum het slegs Bethlehem, Kaapstad, Eshowe, Nelspruit, Vanderbijlpark en Welkom as eksamensentrums geregistreer.

Die Hoofeksaminator is Rassie Erasmus. Hy kan bereik word by tel 021 4603640.

KLUBNUUS

DURBAN AMATEURRADIOKLUB; NUWE KOMITEE

Die Durban Amateurradioklub kondig met genoeë die verkiesing van die volgende nuwe komiteelede aan: Voorsitter Louis de Bruin ZS5LP Vise-voorsitter Dave Karlsen ZR5DK Sekretaris Fred Andreas ZS5SAM Tesourier Glen Duffy ZS5GD Harry Houlshon ZS5H Dave Smith ZS5LPT Ray Smith ZS5RS Kurt Linsin ZS5KL Daniel Giraud ZS5DG

Portefeuljes: ZS5LP CQ Redakteur, Klubhuis, Herhalers en GG Moderator ZS5DK Kompetisies ZS5SAM Openbare betrekking en QSL bestuurder ZS5GD Klubhuis ZS5H GG Eksaminator ZS5LPT Bulletinkoördineerder en spyseniering ZS5KL Spyseniering

SASOLBURG RADIOKLUB VIER MARCONIDAG

Die Sasolburg Radioklub sal 'n geleentheidstasie bedryf ter viering van Marconidag op 27 April vanaf 08:00 tot 20:00 SAT. Die stasie sal opgerig word by die lapa net Suid van die Excell Motorhawe, op die hoek van D.F. Malan- en -J.G. Strydomrylane. Die stasie sal QRV wees op 2m, 6m, HF (30m, 40m & 80m), Pakketradio en HF Digitaal. Die hoofdoel van die projek is om amateurradio aan die breë publiek bekend te stel. Dit sal waardeer word as so veel as moontlik amateurs die verrigtinge besoek.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug. U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX